SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 4 NOVEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

OKTOBER 2001 RAE UITSLAE BEKEND

HERDENKINGSDIENS WORD OP 11 NOVEMBER UITGESAAI

SARL STEL NUWE ADMINISTRATEUR AAN.

SA AMATEURS QSL ASSEBLIEF

NUWE KOMITEES

UITSLAE: SARL HF KODEWEDSTRYD

IS JY 'N LID VAN DIE SARL?

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

ANTENNAS EN DIE WET

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

OKTOBER 2001 RAE UITLAE BEKEND

Die uitslag van die afgelope Radioamateureksamen is na 'n groot poging deur die hoofeksaminator, Rassie ZS1YT, alreeds op die SARL- webwerf beskikbaar. Elke suksesvolle kandidaat se roepsein verskyn langs sy/haar naam. Volgens die ooreenkoms tussen die SARL en OKOSA mag hierdie roepseine onmiddellik gebruik word. Amptelike dokumentasie sal eersdaags aan elke kandidaat gepos word. Die top-kandidaat is Mnr LS Baker van Christiana wat 'n slaagpunt van 98% behaal het. Altesaam 125 kandidate het die eksamen afgelê, waarvan 108 die pyp gerook het. Dit verteenwoordig 'n slaagpersentasie van 86%. DIe jongste kandidaat wat geslaag het is die 11 jarige Chris Berkemer van Alberton. Chris het ook reeds die 5w.p.m. gelykgolftoets agter sy naam en spog nou met die roepsein ZU1C. Naas jongste is die 12 jarige Alex Berkemer, sy broer, wat self reeds die 12 w.p.m. gelykgolftoets agter sy naam kan skryf. Alex spog met die roepsein ZS6ALI. DIe oudste kandidaat is die 69 jarige GJJ Bason van Pretoria. Die SARL wens die suksesvolle kandidate geluk en vertrou dat hulle amteurradio sal geniet. Die SARL sal hulle graag as lede wil verwelkom.

RADIO SONDER GRENSE SAAI OP 11 NOVEMBER 2001 DIE JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS UIT.

Radio Sonder Grense saai op 11 November 2001 die jaarlikse Herdenkingsdiens uit ter huldiging van al die radioamateurs wat in die Wêreld-oorloë en ook in diens van Suid-Afrika gesterf het. Die diens word om 10:45 deur ds. Lendes de Villiers, ZS6LLV, gelei. Amateur Radio Mirror International se program sal so geskeduleer word, dat die diens ook ingesluit sal word. Die diens sal oor baie BHF herhalers herlei word en ook op 7082 kHz ESB. Ons versoek alle radioamateurs om gedurende die uitsending radiostilte te handhaaf.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga bedank Radio Sonder Grense andermaal vir hulle vriendelike gebaar om die Herdenkingsdiens vir ons radioamateurs uit te saai.

SARL STEL NUWE ADMINISTRATEUR AAN.

'n Nuwe administrateur in die plek van Me Veronica Lewis wat bedank het, is aangestel. Die nuwe administrateur is Me Marlette Kroukamp, wat op 1 November diens aanvaar het. Die SARL wens haar 'n lang en aangename verbintenis met amateur-radio toe.

SA AMATEURS QSL ASSEBLIEF

Bud Voortman ZS1B, rapporteer dat die ZS1HELL ekspedisie van 'n paar weke gelede ten doel gehad het om vir die WAZS toekenning te kwalifiseer en dat met ongeveer 120 Suid-Afrikaanse amateurs kontak gemaak was. Dit was genoeg in elke afdeling om te kwalifiseer. Sover het hulle nog net 50 QSL kaarte ontvang, genoeg uit ZS3 en ZS4 maar benodig baie meer uit afdelings ZS1, ZS2,ZS5 en ZS6. Dit is belangrik dat hulle 'n QSL kaart van elke ZS stasie wat hulle gekontak het, ontvang. Stuur asb jou QSL kaart so gou moontlik aan posbus 273, STRAND, 7140. 'n Stasie wat geen QSL kaarte besit nie het selfs 'n poskaart gestuur waarop al die gegewens verskyn. Volg sy voorbeeld as jy nie QSL kaarte besit nie.

ARMI FREKWENSIES BLY DIESELFDE

Amateur Radio Mirror International sal voortgaan om op dieselfde frekwensies op 9750 kHz in die 31 meterband en 21560 kHz in die 13 meterband uit te saai. Luisteraars word versoek om QRM deur ander uitsaaiers aan armi@interkom.co.za te raportees sodra die steuring gebeur.

NUWE KOMITEES

OTL RADIOKLUB Die OTL RADIOKLUB se AJV HET op 27 Oktober 2001 plaas gevind. Die volgende kommiteelede is verkies om op die komtee te dien.

Voorsitter: ZS6CJS Boet Smith Vise-Voorsitter: ZS6AAS Theuns van Rensburg Skakelbeamte met SARL ZS6VDW: Roelie van der Westhuizen Sekretaresse/Tesouriere: ZR6AYG Rina van der Westhuizen Tegnies: ZS6DEB: Dion de Beer (Gauteng) ZS6WW Nic Cronje (Mpumalanga), Tegnies-Ondersteunend: ZR6ASG Albert Schoeman (Mpumalanga), ZS6VS David Janse van Rensburg en ZS6RGS Richard Stapelberg.

SASOLBURG RADIOKLUB

Tydens die 2001 Algemene Jaarvergadering van Sasolburg Radioklub ZS4SRK wat op 27 Oktober om 14:00 by Metsi Matla Lapa gehou was, is die volgende komiteelede verkies: Voorsitter: Johan Steyn ZS4SS Onder-voorsitter: Ben de Waal ZS6ET Sekretaresse: Ronnél Kruger ZR4RNL Tesourier en QRX: Flip ZS4GE Tegniese sake: Ockerd Taljaard ZR6ZL Sosiale sake: Marina Viljoen ZS6-2995 Nuusbulletins: Henk Kruger ZS4NT en Ben de Waal ZS6ET, bygestaan deur Johan Steyn ZS4SS vir herleiding.

Die Raad van die Suid-Afrikaanse Radioliga wil graag die uittredende komiteelede bedank vir hulle toewyding aan amateurradio en wens die nuwe komitee alle sukses toe vir die komende ampsjaar.

UITSLAE: SARL HF KODEWEDSTRYD

Hans Kappetijn ZS6KR van die Pretoriase Amateurradioklub het die Kodewedstryd ook gewen, net soos die Foon-wedstyd twee weke tevore.
Mede Pretoria-lid Henk Stuivenberg ZS6CS en Alan Smith ZS1AAX was kort op sy hakke. Bernie van der Walt ZS4TX van Bloemfontein het die enkelbandafdeling op 40 m gewen. Andrew Roos ZS1AN van Kaapstad het die eerstejaarkategorie gewen, net twee weke nadat hy gelisensieer is. Die wedstryduitslae en deelnemers se kommentare sal binnekort in RadioZS verskyn. Pretoriase Amateurradioklub het die klubkategorie gewen, met Kaapstad tweede en Midlands derde.

Aktiwiteitsvlakke was baie laer hierdie jaar. Die wedstyde is nou hopeloos te lank, en sal in die vervolg 'n uur later begin en dieselfde tyd eindig.

IS JY 'N LID VAN DIE SARL?

Dis 'n goeie vraag om te vra. As jy nie 'n lid is nie dan geniet jy nie die baie voordele wat die SARL bied, nie. Radio ZS is 'n uitstekende tydskrif, vol interessante artiekels. Die QSL buro is gratis vir alle lede. Vra gerus vir jou plaaslike Poskantoor wat dit kos om 'n QSL kaart aan Suid-Afrikaanse of oorsese amateurs te stuur. Daar is lang Dienstoekenings en die SARL boekwinkel. Die SARL verteenwoordig jou by die owerhede. Jy is 'n waardevolle bate vir amateurradio en ons benodig elke amateur om lid van die SARL te wees. SLUIT ASSEBLIEF DADELIK AAN! Jou plaaslike klub sal jou van alle besonderhede voorsien. Hulle wil graag hê dat jy by hulle aansluit. DOEN DIT NOU!

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

Nominasies word van klubs en indiwiduele amateurs ingewag vir die Radioamateur van die Jaar toekennings. Die toekennings word deur Siemens en die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust geborg en word in twee kategorieë toegeken nl. Radioamateur van die Jaar en Jong Radioamateur van die Jaar. Die eerste is 'n oop kategorie terwyl die tweede beperk is tot persone onder die ouderdom van 25 jaar. Elke ontvanger sal R1000 en 'n sertifikaat ontvang.

Die toekennings is ter erkenning vir 'n belangrike bydrae gemaak aan amateur-

radio en nie vir persoonlike prestasies soos vir DXCC of bedryfstoekennings nie. Die bydrae tot amateurradio moet op 'n tegniese of promosievlak wees.

Nominasievorms is beskikbaar op die SARL se webwerf of kan aangevra word deur e-pos te stuur aan armi@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Die sluitingsdatum vir nominasies is 15 November.

ANTENNAS EN DIE WET

Bespreek nou jou sitplek vir die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied sal word. Besprekings per e-pos aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991-5651. Dit sal die organiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL-geleentheid word gratis aangebied.

WEEKTOEGANG VIR ITU TELEKOM AFRIKA 2001

Die SARL het 'n beperkte aantal toegangskaartjies beskikbaar vir die ITU Telekom Afrika uitstalling by Gallagher Estate. Kaartjies kan daagliks tussen 09:00 en 13:00 by die Nasionale Amateurradiosentrum afgehaal Kaartjies kan ook verkry word deur op die web by www.itu.int/africa2001 te registreer. Registrasie voor 10 November is gratis.

HIGHWAY AMATEUR RADIOKLUB NETTE

Omdat toestande op die 80 meterband (3,655MHz) versleg, word die aandnette op die 40 meterband (7,060 MHz) herlei.

DATUMS OM TE ONTHOU

JARIA
JARIA- Jeug vir Amateurradio in Afrika vind op Woensdag 14 November van 13:30 - 15:00 SAST plaas vanuit die IARU stalletjie by die ITU Telecom Afrika 2001. Meer besonderhede volgende week.

Centurion vlooimark 1 Desember

Nominasies vir Raadslede 30 November

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans en Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY …………………… vanuit …………………….

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex